F I ii

# Ned. Herv. Kerk Florida

## 'n feesalbum




'96




'46

# Eerste vyftig jaar van die gemeente

# FLORIDA

soos ervaar deur van sy

predikante en enkele lidmate

onder redaksie van

Ds. Z.L. Meyer

# INLEIDING

## Dinamies op pad met Christus

1996 is 'n baie interessante tyd in die lewe van die Ned. Herv. Kerk. Ook in die lewe van Suid-Afrika en veral in die wêreld is daar groot en aangrypende dinge wat gebeur. God is besig om op 'n kragtige wyse in te gryp in die bestaan van die aarde en alles daarop. 'n Radikaal nuwe tydperk is besig om aan te breek. Dit word veral beleef in die kerk van Christus, daarom ook in die Ned. Herv. Kerk.

Hierdie ingrype van God werk ook kragtig in die gemeente Florida. Die leuse van die gemeente vir die feesjaar dui dus iets aan van hierdie nuwe pad van Christus. Hy loop reeds met sy kerk en met die wêreld op hierdie pad. Daar is wel nog baie mense en ook christene wat dit nie besef nie.

Die gemeente Florida wil sy ore oop hou vir die stem van sy Here. Waarheen Jesus Christus ook al lei, wil ons volg. Ook al is die pad donker, onbekend en onseker sal ons dinamies saam met ons Here verder gaan.

## 'n Bundel na 50 jr.

Met hierdie bundel kyk ons met 'n vinnige blik terug oor die 50 jaar wat verby is. Ons doen dit deur die oë van die meeste van die predikante wat hier gewerk het. Iets van dit wat hulle van die gemeente beleef het, het hulle vir ons neergeskryf. Van die lidmate wat in hierdie jaar in sleutel posisies in die gemeente diens doen, het ook 'n boodskap nagelaat.

'n Mens kan jouself nie ken en verstaan as jy jou nie spieël in jou verlede nie. Daarna kan jy met jou nuwe insigte dinamies die toekoms ingaan. As gelowiges wil ons egter nie die hand aan die ploeg slaan en voortdurend agtertoe kyk nie. Terwyl ons dus in die spieël kyk is ons oë reeds gerig op ons Here en Leier. Hy lei ons in 'n verrassende, nuwe en entoesiastiese toekoms in. Kom jy saam?

Louwtjie Meyer



# OORSIG oor 50 jr.

## 1946 - 1948

Op 3 Mei 1946 word die gemeente Florida gestig. Dit word saamgestel uit gedeeltes van die gemeentes Newlands en Roodepoort. Vir 'n tydperk word die gemeente bearbei deur sy konsulent, ds. F.J.Z. Booysen, predikant van Roodepoort.

In sy kort samevatting oor die eerste vyf en twintig jaar van die gemeente Florida, skryf dr. C.J. Mans die volgende oor hierdie begin : " *'n Groot taak het na die afstigting op die kerkraad en konsulent van Florida gewag: 'n gemeente moes georganiseer en opgebou word. Daar was geen fondse beskikbaar vir die kerkraad nie. Verder het daar 'n sterk stroom van 'kerkloosheid' en 'onverskilligheid' in die gemeente gevloei.* " Hierdie woorde sou in die jare wat voorgelê het nog dikwels in die notules van die kerkraad voorkom.

Op 10 November 1947 het Florida in kombinasie gegaan met Louis Brand. Die twee gemeentes het saam proponent H.M.E. Dreyer beroep. Hy is georden as predikant op 14 Februarie 1948.

## Ds. H.M.E. Dreyer (Febr. 48 - Febr. 49)

### *Herinneringe aan die gemeente Florida ...*

Ek word beroep na die gemeente op 14 Januarie 1948. Die beroep was in kombinasie met die gemeente Louis Brandt, wat bestaan het uit twee kerkgeboue waar om die beurt afsonderlike dienste gehou is. Die gemeente het later opgegaan in die gemeente Johannesburg-Noord. Die beroep na die twee gemeentes het ek aangeneem en op 14 Februarie 1948 word ek deur wyle ds. T. F. J. Dreyer ontvang en bevestig in die N. G. saal en kerk. Die gemeente Florida het op daardie stadium, sover my kennis strek, geen vaste eiendom besit nie. Hulle moes met afstigting 'n deel van die skuldlas van die gemeente Roodepoort en die gemeente Newlands oorneem. Ek dink dit was 'n bedrag van 93 pond.

Die afstigting van die gemeente het plaasgevind omdat daar 'n voortdurende stryd tussen die twee gemeentes en die twee predikante, nl. ds. Grey van Newlands en ds. Geyser van Roodepoort was, wat die Ringskommissie nie kon oplos nie. Die gemeente Florida word toe gestig waar al die ontevredenes, oor wie die twis eintlik gegaan het, woonagtig was.

Dat daar toe 'n tydlank 'n stryd in die gemeente was tussen die twee partye is te verstane. Dit het egter verdwyn nadat ek daar bevestig is en die gemeente begin werk het vir 'n erf en uiteindelik 'n eie kerk en pastorie. 'n Gebrek aan fondse en ook min offergawes het veroorsaak dat die gemeente nie elke dag die mas kon opkom nie.

Daar is toe besluit om elke Saterdag funksies te hou op die straathoeke. Daar is koek gebak, vleis verkoop asook handwerk. Laat my toe om hier te meld dat daar toe geen wit koekmeel te kry was nie. Die meel is deur almal gesif, onwettig, en pragtige wit koeke is verkoop. Dit was in daardie tyd natuurlik 'n groot aantrekkingskrag. Vleis kon nie van buite af ingebring word nie, en binne munisipale gebied was dit skaars en duur. Wyle oudl. Van Schalkwyk het egter familie op Watervalboven gehad en deur hulle bemiddeling het ons elke naweek skape van die boere daar bekom. Dié het oudl. Van Schalkwyk elke Vrydagaand met sy motor gaan haal en siedaar, onder die straattafels is dit weggesteek en aan die publiek verkoop.

Hierdie tafels en die ywer van die gemeente het meegewerk dat ons op 30 Oktober 1948 die hoeksteen van ons kerkgebou kon lê en op 12 Februarie 1949 die kerk in gebruik kon neem.

Ek moet hier meld dat die funksies veral onder leiding gestaan het van oudl. Coetzee, wat in daardie tyd die gemeente se skriba was, en sy vrou wat as voorsitter van die NHSV gefunksioneer het.

Die tyd tot en met die inwyding van die kerk, het ons natuurlik geen kerk of plek van samekoms gehad nie. Ons het gebruik gemaak van die ou N. G. Kerksaal in Maraisburg.

Omdat dit lank nie in gebruik was nie, het die miere die vloere feitlik opgevreet. Ek herinner my dat as ek 'n bietjie beweeg het op die preekstoel, het dit begin wieg.

By die saal was daar ook nie water nie. Op 'n doopsondag het die koster vergeet om water saam te neem. Daar het geen gemeentelid naby gewoon nie. Toe ek die doopouers na vore roep, toe skrik die koster - waarheen, waar kry hy water? Toe hy buite kom sien hy dat die geute nog drup van die nag se dou. Iewers het hy 'n glasbak gekry en van die troebel drupwater opgevang. Die kind is gedoop, al was die water effens vuil.

Intussen was daar geen pastorie nie en ek was, gelukkig vir die gemeente, nog ongetroud. Hulle het vir my losies gekry by wyle oudl. Steyn. Hulle het my oorlaai met gasvryheid; ek moet net heeldag eet, totdat ek bemerk het dat my klere te klein begin word.

Ons het intussen 'n stuk grond bekom en ook begin om 'n pastorie te bou. Op 29 September 1949 het ek afskeid geneem, nadat ek 'n beroep na die gemeente Standerton aangeneem het. Die pastorie was toe feitlik klaar.

Nadat ek weg is, het hulle prof. B. J. Engelbrecht, wat toe pas van Holland af teruggekeer het, as predikant van die gemeente beroep.

# Prof. dr. B.J. Engelbrecht (Febr. 50 - Nov. 51)

## *Ons dienstyd in Florida ...*

In November 1949 was my vrou en ek in Groningen in Holland besig om so gou moontlik my doktorsgraad proefskrif af te rond en in te dien om getik en gebind te word. Ek wou nog voor die einde van die jaar promoveer, want ons geld was op en ons moes terugkeer huis toe met ons eenjarige dogtertjie, Izelle. Toe, sommer uit die bloute, kry ons met die pos uit Suid-Afrika, 'n beroepsbrief van die gekombineerde gemeente van Florida-Louis Brandt, wat ons van geen kant af geken het nie. Omdat die beroepe destyds deur die Algemene Kommissie goedgekeur was, was dit vergesel van 'n kort briefie van ds. T. F. J. Dreyer, snr., destyds skriba van ons kerk. Aangesien hy in die kerk 'n man van wet en orde was, skryf hy: *"Vandag oor 12 dae moet jou antwoord dus in die besit van die gemeente wees."* Ek het die beroep toe dadelik aanvaar en terug geantwoord.

Florida sou gratis die pastorie verskaf, terwyl die gesamentlike traktement van beide gemeentes, soos ek en my vrou dit onthou, 66 pond per maand was. Dit was vir ons 'n groot uitkoms aangesien ons vir 'n redelike lang tyd maar skraps moes lewe. Na so 'n week se kuier by my skoonfamilie en familie, is ons na ds. Gert Grobler, snr., van Boksburg en het ons saam 'n besoek aan Florida gebring. Wat was ons vreugde groot toe ons die splinternuwe kerkgebou en pastorie sien! Sommiges het gesê die pastorie se vertrekke is klein, maar vir ons wat in Holland in 'n solderkamertjie moes woon, was dit 'n paleis.

Ds. Grobler het baie bygedra vir ons studie in Holland en aangesien ons geen meubels of 'n motor gehad het nie, is ons die volgende dag saam met hom na Johannesburg om op sy rekening die minimum meubels en 'n voertuig, 'n baie klein tipe Renault, te koop. Hoe gelukkig en dankbaar was ons nie! Die terugbetaling van die skuld aan ds. Grobler was ons eerste finansiële prioriteit.

'n Mooi verrassing was toe ons gesinnetjie in die middel van Februarie 1950 net buite Florida, op die destydse hoofpad tussen Newlands en Florida, deur baie gemeentelede met hul motors verwelkom en na die stadsaal, waar die onthaal gehou is, begelei is.

Op 18 Februarie is ek deur prof. B. Gemser georden. Proff. S. P. Engelbrecht en H. P. Wolmarans was ook teenwoordig. Dit was heerlik om tussen jou eie mense te wees, weer in jou eie taal te preek in jou eie, warm land. Die meeste van die 332 lidmate was tussen 35 en 40 jaar oud; gesinne met 1 tot 3 kinders elk. Ongeveer 10 gesinne was ouer, ongeveer 55 - 65 jaar.

Baie vrouens het bedags gewerk; gewoonlik as klerke by die spoorweë in Johannesburg. Sommige moes alreeds om 05:00 die trein haal. Die predikant kon dus die oggende en vroegmiddag sy preke voorberei en ook gepaste skrifgedeeltes vir siekebesoek en huisbesoek. Ek het Woensdagoggende vir siekebesoek by die nabygeleë Ontdekkers Hospitaal, maar veral in verskillende hospitale in Johannesburg, opsygesit. Veral die gemeentelede van die kombinasiegemeente, Louis Brandt, tans Randburg, het die Algemene Hospitaal die *"Generaal"* genoem.

Dan was daar ook nog die bekende *"Queen Vic"*. Ek het die genoemde geleenthede om my preke voor te berei, dankbaar benut en so nou en dan nog 'n wetenskaplike artikel en 'n kort oordenking vir die maandblad geskryf.

Die nuwe kerk en pastorie was pas gebou, maar alles op skuld. Die vorige predikant, ds. Herbert Dreyer, se pa oom Thom, het 'n groot gedeelte van die boukoste aan Florida geleen. Die ander geld is by verskeie instansies geleen en ons moes maandeliks by 'n hele paar plekke skuld aflos. Toe oom Thom 'n jaar of wat later sy geld nodig gekry het, het ons ons skuld gekonsolideer by die begrafnisgenootskap van die spoorweë, wat ons baie goedgesind was. Hoewel die meeste gesinne besig was om hulle gesinne te versorg, op huise, motors en meubels af te betaal, was feitlik almal lief vir hulle kerk en het hulle goed bygedra. Die maandelikse agterstand is probeer inhaal deur basaars en hier en daar 'n wyksfunksie te hou. Met die basaars, wat ons op 'n oop erf langs Maraisburg se hoofstraat gehou het, was die wakker skriba, oudl. L. M. Coetzee, flink met die organisasie soos die verkryging van 'n groot spoorwegseil, terwyl oudl. Hoffmann altyd die tombolatafel behartig het. In Johannesburg waar hy, ek glo as elektrisiën gewerk het, het hy letterlik honderde artikels as pryse ingesamel by *'heiden, Jood en Mohammedaan'*. Dan was daar oudl. Kruger, 'n man wat die hekke by die kruising van die Wesrand spoorweg en 'n groot straat van Florida opgepas het. Hy het min of geen skoolopleiding gehad, maar elke jaar het hy in Maraisburg se stadsaal 'n *'konsirt'* gehou met die hoofitem 'n drama, gewoonlik rondom die Anglo Boere-oorlog, wat hy self geskryf en afgerig het! Hy het die susters vir verversings ingespan, vol sale getrek en goeie geld vir die gemeente ingesamel.

Hoewel die vrouens gewoonlik bedags gewerk het, was my vrou as voorsitter in haar skik met so 'n klompie op-en-wakker susters wat aan die kerkorrelskuld afbetaal het.

Nog staatmakers was mnr. Mahne, onderwyser in Duits en waarnemende hoof van Florida Hoërskool. Dan was daar oom Willie Steyn met sy metaalwerkfabriek in Newlands wat ruim vir die kerk bygedra het. Dieselfde geld van mev. Hattingh, ons orrelis en oom Karel Lubbe, onder andere die bouer van ons kerk en die pastorie - 'n Israeliet in wie daar geen bedrog was nie. Dan was daar oom Johann van Schalkwyk-hulle wat ons persoonlike vriende geword het deur die jare en wie se familie oral in die Hervormde Kerk hard gewerk het. Twee Hollandse gesinne, Bakker en Norel, het telkens as hulle 'n nuwe kontrak in verband met bouwerk gekry het, 'n ekstra geldelike bydrae vir die kerk gegee uit dankbaarheid vir God se seënende hand. Ook in die gemeente het mev. Jo Fourie, die weduwee van dr. H. C. M. Fourie, en familielede gewoon. Sy was die groot fundi in Boeremusiek. Verder dink ek in dankbaarheid aan die Steyn-familie waarvan twee broers Hervormde predikante geword het. Dan was daar die Breedts, man en vrou, die Nortmans, die Coertzens, die Van den Bergs, die diakens Supra en Piet Erwee en nog talle meer. Mag hulle arbeid in die Heer tot seën wees. My dank aan al die ander nie-genoemdes.

My N. G. kollega was dr. *'Dotjie'* Lombaard vir wie ek elementêre Duits geleer het en wat kort daarna na Switzerland vertrek het om onder Karl Barth, onder wie ek ook vroeër studeer het, verder te studeer. Die Gereformeerde Kerk se leraar in Florida was ds. Du Plooy, die *'vader'* van kultuuraktiwiteite in die Wesrand, wat my sommer gou op die skool-liggame en Geloftefeeskomitee ingeskakel het!

Behalwe di. Nolte en Viljoen, met wie ek later op ons Algemene Kommissie kon dien, was my Roodepoort-kollega *'ou ds.'* P. J. J. Venter. Deur sy ruimhartige bemiddeling het Florida in 1951 die Ontdekkersgebied bygekry wat 'n groot verligting van die finansiële druk op die gemeente was.

As gevolg van my baie preke, doops- en nagmaalsgeleenthede, kon ek nie baie aandag aan die jeugwerk en kategese gee nie, maar dit was in goeie hande. Die erediensbywoning was uitstekend. Ek was baie bly toe ek in 1951 die beroep as professor van ons kerk vanaf 1952 gekry het en ons het met 'n tikkie weemoed van Florida afskeid geneem. Ons hoop dat ons arbeid in die Heer tot seën was en dat die volgende 50 jaar vir Florida 'n tyd van groei en bloei tot die troos van die lidmate, maar veral tot eer van die Drie-enig God sal wees.

# Ds. J.J. Smit
# (Jan. 52 - Sep. 53)

### *So onthou ons Florida ...*

Dit was vir ons 'n buitengewone voorreg om 'n loopbaan in diens van die Nederduitsch Hervormde Kerk, in 1952 in die gemeente van Florida te kon begin. As jong en onervare proponent is ek die diep water ingegooi toe prof. dr. B. J. Engelbrecht die professoraat in Dogmatiek aan die Universiteit van Pretoria ontvang het. Eienaardig soos dit mag klink, is 'n beroep onder leiding van ds. P. J. J. Venter vroeg in Desember 1951 aan prop. J. J. Smit *'toegesê'*, met die bedoeling dat dit vroeg in Januarie 1952 *'bevestig sou word'*.

Op 26 Januarie 1952 is die proponent dan ook in Florida georden en bevestig deur wyle prof. dr. E. S. Mulder en by dieselfde geleentheid lewer hy sy intreepreek.

Florida was vir my en mev. Dina Smit 'n ware leerskool. Destyds het die gemeentes Florida en Louis Brandt nog in kombinasie beroep. Laasgenoemde gemeente het die woongebiede Fontainebleau en Ferndale bedien. Hierdie areas sou in jare daarna ontwikkel tot die gemeente Randburg, waar ons ook bevoorreg was om te dien.

Op 5 Januarie 1952 is ons getroud en op 26 Januarie 1952 het die ordening, soos gesê, plaasgevind. Synde ons eerste gemeente, was Florida begryplikerwys 'n leerkursus wat ons later in ander gemeentes goed te pas gekom het. Die gemeente het toentertyd 'n ietwat minder *'stadsatmosfeer'* geadem. Ontdekkers was deel van Florida en saam met Maraisburg het hierdie areas 'n goed gebalanseerde verhouding van ouer en jonger huisgesinne gehuisves.

Wat opgeval het, was die doelgerigtheid waarmee ambagsmanne, sakelui en lidmate uit alle professionele beroepe daarop ingestel was om die Afrikaanse tradisies kerklik en kultureel te bevorder.

Gesinsverbondenheid was sterk, ouers was belangstellend en meelewend ten opsigte van kerklike, opvoedkundige en volksverbonde bedrywighede.

Talle vergaderings soos die van die NHSV, die Jeugvereniging en ander is in die pastorie te Golfstraat 8 gehou. Hier is die maandblad, *Die Anker*, ook afgerol en gebind; 'n verantwoorde-

likheid waaruit ons soveel vreugde geput het!

Ons eerste gemeentelike funksie, 45 jaar gelede, het binne die eerste weke plaasgevind. Dit was die herdenking en ontvangs van die historiese poskoets en hier het die gemeente hul vernuf en vlyt in die verversingstente langs die Floridameer getoon. Ons gemeentelike fondse het grootliks hierby gebaat.

Ons het die innige en hartlike samehorigheid van die gemeente waardeer, dog dienste en alle organisatoriese werksaamhede is gedeel met die gemeente Louis Brandt; 'n ewe meelewende, kerklike gemeenskap.

NHSV-vergaderings is in albei gemeentes gehou en met verloop van tyd is in Ontdekkers 'n bykomende NHSV-afdelingsvergadering gehou. Die susters was, soos gewoonlik, 'n entoesiastiese, ywerige groep. In 1952 en 1953 het die NHSV van Florida 'n noemenswaardige aantal pryse tydens die NHSV-naaldwerktentoonstelling, wat saam met die jaarlikse kongresse plaasgevind het, ingeoes en twee maal agtereenvolgens die beker verower.

Hospitaalgeriewe was in sentraal Johannesburg gesentreer, dog die verkeer was destyds veel makliker daarheen.

Ons dink met vreugde aan hierdie *'eerste'* gemeente, waar ons eersteling-dogtertjie ook gebore is.

Die meelewing en ondersteuning van hierdie gemeente sal ons steeds bybly. Met dankbaarheid kon ons die groei en vordering deur die jare gadeslaan. Ons dank God dat ons ook hier 'n plekkie in sy komende Koninkryk kon beklee. Ons bid u toe die seën van ons Hemelse Vader.

## Ds. J. P. Labuschagne (Jun. 54 - Aug. 60)

Na die vertrek van ds. en mev. Smit was die gemeente vakant tot in Junie 1954 toe ds. en mev. Labuschagne in die gemeente ontvang is. Ds. Labuschagne was die eerste predikant wat Florida sonder 'n kombinasie met 'n ander gemeente beroep het. Die gemeente Louis Brandt het kort na die vertrek van ds. Smit die kombinasie met Florida opgesê alhoewel een van die bepalings van die kombinasie was dat dit onder geen omstandighede voor die einde van 1956 opgesê mag word nie. Die beëindiging van die kombinasie was 'n terugslag vir die gemeente Florida, want hulle moes toe alleen die volle koste verbonde aan die predikantstandplaas dra terwyl die gemeente toe op sy bourekening alleen nog R19,400 verskuldig was.

Ds. Labuschagne was aan die begin van 1960 genoodsaak om weens sy swak gesondheid 'n beroep na Leeudoringstad aan te neem.

Gedurende ds. Labuschagne se dienstyd is voortgegaan met die opbouing van die gemeente. Ouderlinge- en diakensvergaderings is gereeld gehou ten einde die kerkraadslede beter toe te rus

vir hulle dienswerk in die gemeente. Jeugaangeleenthede het die besondere aandag van die kerkraad geniet. Aparte Jongeliede Verenigings het bestaan in Florida, Ontdekkers en Maraisburg. Elke vereniging het sy eie fondse gehad. Die vereniging van Maraisburg het byvoorbeeld 'n erf vir die gemeente in hulle gebied gekoop. 'n Sondagskool is ook in 1959 in Fairlands, die deel van die gemeente wat agter die berg lê, gestig. Wat Ontdekkers betref, het die kerkraad besluit dat hierdie lidmate se boufonds op 'n aparte rekening vir Ontdekkers gehou sou word. Verskillende kerkraadslede het hierteen beswaar gemaak omdat die eenheid van die gemeente daardeur geskaad sou word en verder ook omdat die gemeente se skuldelas nog te groot was. Later het die gemeente ook 'n standplaas vir kerkboudoeleindes in Ontdekkers gekoop. Die koste is deur die lidmate van die betrokke gebied gedra. Probleme het ook weer opgeduik oor lidmate op die grens tussen Florida en Newlands. Ds. Labuschagne het hieroor met ds. P.S. Grobler van Newlands 'n gesprek gevoer. Ds. Grobler het ingewillig dat die lidmate *'agter die berg'* deur Florida bearbei sou word. Hy het belowe dat sy kerkraad dit later sou bekragtig. Die beloofde bevestiging is egter nooit deur die kerkraad van Florida ontvang nie. Die saak kon gevolglik nie afgehandel word nie - altans nie in die dienstyd van ds. Labuschagne nie. Ons kon ook niks hieroor opspoor in die notules van die Ring van Krugersdorp of van sy Kommissie nie. Daar is wel in Maart 1960 deur die Ringskommissie aandag gegee aan die grens tussen Florida en Louis Brandt. In hierdie grensbepaling kom daar bepalings voor wat eintlik ook die grens tussen Florida en Newlands raak. Dit het blykbaar geskied sonder dat Newlands hieroor geraadpleeg is.

Gedurende die dienstyd van ds. Labuschagne wou die lidmate van Maraisburg 'n nuwe gemeente met 'n deel van die gemeente Newlands vorm. Die versoek is deur die Ringskommissie afgewys omdat Newlands so 'n afstigting nie kon bekostig nie en omdat daar geen versoekskrif van belanghebbende persone deur die Ringskommissie ontvang is nie.

Die skuld van die gemeente is binne die eerste vyf jaar van ds. en mev. Labuschagne se dienstyd in Florida volledig afbetaal. Die sustersvereniging het 'n reuse aandeel hierin gehad.

'n Orrelfonds is ook tydens die bediening van ds. Labuschagne gestig. Die nuwe orrel is eers na sy vertrek in gebruik geneem op die 4de September 1960. Die ou orreltjie is aan die gemeente Brandt geskenk.

# Ds. D. J. A. G. du Toit (Aug. 60 - Des. 67)

Watter gedagtes skiet daar nie deur 'n mens se gemoed wanneer jy gaan stilsit en nadink oor jou lewensloop nie. Hoeveel te meer geld dit, wanneer jy jou loopbaan voltooi het en dan terugdink langs watter paaie jy geloop het om te kom waar jy vandag is as 'n emeritus-leraar van die kerk.

Hoe moeilik is dit soms om na soveel jare van wegwees van 'n gemeente, al is jou verblyf nie te ver van daardie betrokke gemeente af nie, tog positiewe sowel as negatiewe gebeure aldaar in herinnering te roep. Tog kan dit na baie ernstige nadenke gebeur omdat in die lewe van 'n gemeente, net soos in die lewe van elke lidmaat van daardie gemeente, hoogtepunte en laagtepunte ondervind word. Dank die Here daarvoor dat die hoogtepunte die laagtepunte gewoonlik by verre oortref.

So het my bedieningstyd in die gemeente van Florida, vanaf 20 Augustus 1960 tot 10 Desember 1967 geval in die tyd toe ek in my vyfde standplaas werksaam was. Met hoeveel ywer en entoesiasme het my eggenote en ek met ons werksaamhede daar weggeval. Hoe skokkend en teleurstellend was dit om na 'n tyd te ondervind dat daar onder die skynbaar rustige oppervlak 'n geweldige stryd geheers het om die meeste invloed in die gemeente uit te oefen tussen sekere lidmate behorende tot die destydse Verenigde en Nasionale Partye. Hoe hard ons gepoog het om dit teen te werk moes ons tog ontdek dat dit hoe langer hoe meer deurgewerk het in die lewe van die gemeente in die algemeen, maar veral kop uitgesteek het in en deur sekere aktiwiteite van die Sustersvereniging. Pogings is aangewend om alle susters te verplig om mee te help met die koeksisterbakkery rondom die 31-ste Maart elke jaar ten bate van die M.O.T.H.'s asook die maandelikse kollekteerdery vir die Gemeenskapskas in plaas daarvan om dit op 'n vrywillige basis te organiseer. Ons vertrou dat hierdie gees en gesindheid in die loop van die jare vervaag en verdwyn het en dat daar in vrede en harmonie gewerk word.

Een van die hoogtepunte gedurende ons verblyf en arbeid in die gemeente was seker die afstigting van die gemeente van die gemeente Ontdekkers op 8 Junie 1965.

'n Ander hoogtepunt was die aankoop van die erf en bou van die nuwe pastorie in Daniël Malanlaan, Florida Park. Die werk en opofferinge van wyle ouderling Hans Breedt, wat hierdie pastorie teen kosprys, sonder enige winsneming van sy kant af, aangepak en voltooi het, kan nooit vergeet word nie. Hoeveel lof en dank is die gemeente nie aan die Here verskuldig nie vir mense in sy diens, soos hy nie? Nog 'n naam wat die gemeente nooit mag vergeet nie is die van Frans Smit, 'n lidmaat van die gemeente Randburg. Hy het die tuin van die nuwe pastorie kosteloos uitgelê en beplant, en dit uit liefde en agting vir my en my eggenote.

Hoeveel gemeentes is daar in die kerk wat kan spog met seuns uit die gemeente wat hulle gaan bekwaam het om predikante van die kerk te word? So het Florida gemeente tydens ons bediening aldaar ook sy kwota gelewer in die persone van di. D.G.S. Steyn, tans emeritus-leraar in Randfontein, W.J. Steyn, broer van eersgenoemde en tans predikant van Magaliesmoot, D.J. Stolz, emeritus-leraar woonagtig in Tzaneen, en dr. J.P. Labuschagne, tans predikant te Rustenburg. Wat besonder merkwaardig is, is dat Wimpie Steyn, Dirk Stolz en Kobus Labuschagne seuns van die gemeente was, wat saam gekatkiseer is en in dieselfde jaar saam belydenis van geloof afgelê het en daarna aldrie gedurende 1969 as predikante georden is. Hoeveel gemeentes is daar wat met so 'n prestasie kan spog?

Met hoeveel lof en dank kan my eggenote en ek terugkyk na ons verblyf en arbeidsaamheid in die gemeente ten opsigte van die lojale en liefdevolle ondersteuning, onderskraging, samewerking en liefde ondervind van die oorgrote meerderheid van die gemeente ten spyte van smart en droefheid wat ons ten deel geval het van die kant van 'n klein groepie. Daar is so baie waarvan ons uit agting en eerbied hulle name graag so wou noem, maar ons weerhou ons daarvan om dié wat per abuis vergete kon bly, nie te na te kom nie.

Aan God, ons Skepper en Onderhouer, Jesus Christus, die Here en Eienaar van die kerk en die Heilige Gees, die Trooster en Begeleier op ons lewenspad bring ons hulde. Ons loof en prys Hom, ons dank en aanbid Hom vir die voorreg om vir 'n tydperk van sewe jaar in die gemeente Florida te kon woon en werk gedurende die eerste vyftig jaar van die bestaan van die gemeente.

Mag God Drie-Enig sy seëninge milddadiglik uitgiet oor elke gemeentelid, van die oudste tot die jongste, tans woonagtig binne die gemeente. Mag Hy in die besonder sy genade verleen aan elke ampsdraer en hulle gesinne, elke lidmaat wat op watter wyse ookal hulle kragte en vermoëns in diens van die gemeente stel, in die dae, maande en jare wat voorlê vir hulle bediening van die gemeente op pad na die volgende mylpaal in die geskiedenis van die gemeente Florida.

Voorspoed en seën word die huidige leraar, ds. Louwtjie Meyer, sy gesin en almal wat meewerk in belang van die feesviering van die gemeente, toegebid.

## *Staaltjies uit Florida gemeente tydens my bediening ...*

Hoe dikwels vind daar insidente plaas waarvan die lidmate oor die algemeen nie bekend is nie? So dink ek aan die oom in een van die Maraisburg-wyke wat sy lewe lank vir die S.A. Spoorweë gewerk het en nie kon wag dat hy op pensioen gaan nie. Hy wou rus van die 12 tot 18 uur skofte wat hy gewerk het. Sy voorneme was om heeldag in die koelte rondom sy huis op sy veldstoeltjie te sit. Hoe ongelukkig en ontevrede was hy toe ek so ewe droog aan hom gesê het: *"Oom, dan wil jy baie gou vir my werk gee deur jou te begrawe!"* My raad aan hom was om na sy aftrede by die familie te gaan kuier waarna hy baie graag wou gaan maar nooit vanweë sy werksomstandighede die geleentheid daartoe gekry het nie. Wanneer hy weer tuis was, moes hy my laat weet sodat ek vir hom 'n ligte werk kon kry. Toe hy afgetree het, het hy vir 'n maand of so by familie rondgekuier. Met sy tuiskoms het hy my laat weet dat hy terug is. Ek het vir hom werk gekry by 'n sekuriteitsmaatskappy.

Sowat drie maande later het hy op 'n Sondag na die erediens my ingewag en vertel dat sy jarelange vriend en buurman wat al die jare saam met hom op die spoorweë gewerk het, skielik die vorige week beswyk het en begrawe is. Hy wou nie ook 'n ligte werk aanvaar nie, maar het op sy veldstoel die dae rondom sy huis in die koelte deurgebring. Sy woorde aan my was toe: *"Dominee, jy weet hoe gebelgd ek was toe jy voor my aftrede vir my gesê het dat ek vir jou werk wil gee deur my gou te begrawe. Nou verstaan ek, na die skielike afsterwe van my ou vriend en buurman, wat jy bedoel het. Baie dankie dat jy my oorreed het om 'n ligte werk te aanvaar, want ek bly besig en geniet dit ook baie."*

So dink ek ook nog verder aan die optrede van 'n lidmaat uit die wyk van ouderling Salie Smit toe ons jongste dogtertjie, kort nadat sy 'n paar woordjies kon uiter, bo van die orrelgalery af, toe sy my op die preekstoel sien, met 'n harde stem uitgeroep het: *"Daar pappa!"* Volgens die lidmaat het sy daardie oggend die gemeente met haar uitroep baie ontstig. Ek het wyle ouderling Smit gepaai om die hele aangeleentheid daar te laat en te vergeet.

Sowat 18 maande later, nadat 'n dogtertjie vir hierdie lidmaat en sy eggenote gebore is, het die lidmaat en sy vrou hul dogtertjie saam kerk-toe gebring. Die betrokke lidmaat het in die tussentyd ouderling geword in die plek van Salie Smit wat ontslaap het. Die betrokke oggend het hulle

dogtertjie, toe sy haar pa tussen die ouderlinge sien sit, baie erger te kere gegaan as ons jongste dogter destyds. Na afloop van die erediens het ek in die konsistorie opgemerk dat die betrokke ouderling daar ronddraai totdat al die kerkraadslede die konsistorie verlaat het. Hy het toe na my toe gekom en my om verskoning kom vra vir die optrede van sy dogtertjie tydens die erediens. Sy woorde aan my was: *"Dominee, ek weet nie of jy daarvan bewus was dat ek in 'n sekere sin lelik gal af gegaan het teenoor wyle ouderling Salie Smit oor die uitroep van julle dogtertjie daar bo van die orrelgalery af nie?"* Op my bevestigende antwoord was sy kommentaar: *"En nooit het jy met my daaroor kom praat nie of selfs my kom berispe nie."* Daarop was my antwoord aan hom: *"Ja, Salie het met my daaroor gepraat en my antwoord aan hom was verder: Ag, laat dit maar daar, want sy dag sal kom as hulle die dag 'n kindjie het . . . En nou . . . dit was jou dag met die optrede van jou dogtertjie vanoggend. Onthou maar net, kinders bly kinders en 'n mens weet nie altyd wat jy van hulle kan verwag nie."*

So is daar maar altyd insidente of gebeurtenisse daarvan al die lidmate nie hoor of bewus van is nie.

Hartlike groete van ds. Dirk du Toit en sy eggenote.

## Ds. A.J. Willemse (1968 - 1971)

Die werk van die Heer van die kerk het 'n voortreflike voortgang in die gemeente. Die lidmatetal het aangegroei tot byna 700 belydende lede. Die gemeente het reeds meer as R18,000 op belegging vir die bou van 'n saal - of sal dit 'n nuwe kerkgebou wees? Die toekoms sal leer.

In 1971 het ds. Willemse 'n beroep aanvaar na die gemeente Kimberley. Ds. Willemse het op 5 September 1984 afgesterf.

## Dr. T.F.J. Dreyer (April 72 - Aug. 81)

Dit was 'n voorreg om vir 'n aantal jare in die gemeente te arbei, nadat ons op Saterdag 15 April 1972 daar ontvang en bevestig is. Dit was 'n tyd waarin daar in die munisipale gebied groot uitbreidings plaasgevind het met verskeie nuwe gebiede wat ontstaan het. Gevolglik het daar 'n sterk gevoel geleef dat die gemeente so kan groei dat 'n nuwe gemeente kon

ontstaan. Mettertyd het dit egter geblyk dat die oorgrote meerderheid nuwe intrekkers nie tot die Afrikaanssprekende gemeenskap behoort het nie.

Reeds op die eerste kerkraadsvergadering van 26 April is aandag aan die saak gegee. Verskillende moontlikhede is ondersoek. Tegelykertyd het die boukommissie opdrag gekry om te kyk na veranderings aan die kerkgebou en 'n moontlike saal, asook die vergroting van die studeerkamer by die pastorie. Die bouwerk en veranderings by die pastorie is in Junie 1974 afgehandel.

Die beplanning is verder beïnvloed deur 'n versoek van die gemeente Ontdekkers vir 'n grenswysiging, aangesien hulle beplan het om selfstandig te beroep. In Augustus 1972 besluit die kerkraad toe om die grens aan die suidweste van die gemeente so te wysig dat 'n aantal lidmate aan Ontdekkers afgestaan kon word.

Verskeie onderhandelinge is terselfdertyd met die stadsraad gevoer oor grond, met die gedagte dat die bestaande kerkgebou moontlik verkoop en 'n groter kerk met voldoende parkeerruimte gebou kon word. In so 'n geval sou die moontlikheid van afstigting uitgeskakel word. Dit was egter telkens onsuksesvol. Gevolglik is weer gekyk na moontlikhede om die bestaande kerkgebou te verander.

Mnr. Bosman, die oorspronklike argitek van die kerkgebou, se hulp is ingeroep. Hy het planne voorgelê om die kerkgebou aan die sykante te vergroot en 'n saal met 'n doeltreffende kombuis aangrensend aan die kerk te bou. Die saal is so beplan dat dit geskik sou wees vir kategeselokale, die jeug, die NHSV en vir opvoerings. Die kerkraad was van mening dat dit vir aansienlik minder gebou kon word as wat die bourekenaars bereken het; veral as hulle self as eienaar-bouer sou optree. Met R30,000 op belegging, hulp van die NHSV en offervaardigheid uit die gemeente kon die werk voltooi word terwyl daar slegs vir 'n lening van R20,000 gereël was.

Onder leiding van die predikantsvrou, mev. R. Dreyer, was daar vir die eerste keer in die geskiedenis van die gemeente, 'n verskeidenheidskonsert gehou en wel in die saal van die plaaslike laerskool. Hoewel baie mense nie wou glo dat daar voldoende talent uit die gemeente self kon kom nie, was dit só geslaagd dat daar groot aandrang was vir 'n volgende konsert. Die gevolg was dat toe 'n verskeidenheidskonsert gereël word met die ingebruikneming van die saal in September 1978, talle lidmate gretig was om deel te neem. Die saal was vir twee opeenvolgende aande vol bespreek vir hierdie konsert.

Daar was verskeie pogings om onbekende lidmate, wat binne die gemeentegrense woon, op te spoor. So was daar in 1973 'n gesamentlike sensus met die ander susterskerke gehou en 'n paar jaar later weer saam met gemeente Delarey in die gebiede aan die noordekant. Hoewel dit geblyk het dat daar in die nuwe gebiede grotendeels Engelssprekende mense ingetrek het, was daar tog besluit om die grense in samewerking met Delarey te wysig en 'n gemeente in Weltevredenpark en Fairland te stig. Verskeie samesprekings was met Randburg gevoer, maar hulle was nie bereid om wysigings aan te bring en lidmate vir die nuwe gemeente beskikbaar te stel nie.

Die gemeente was ook bereid om proefnemings te doen met die oog op beter meelewing van lidmate. So was probeer om die aanderedienste te vervang met twee oggenddienste. Dit het egter geblyk dat daar geen verskil in bywoning was nie en daar is weer teruggekeer na die ou gebruik.

Ten einde mense te laat besef dat dit die lidmaat se eie verantwoordelikheid is om sy geld na die kerk te bring, was daar vir 'n tyd van 'n koevertstelsel gebruik gemaak. Mettertyd was ook hier na die bestaande stelsel teruggekeer.

In die tyd wat ons daar was, was student Mynhardt besig om vir predikant te studeer. Hy het vir 'n tyd op die kerkraad gedien en het in 1977 sy proefpreek in die gemeente gehou.

Met ons aankoms in Florida het die gemeente onder die Ring van Krugersdorp geresorteer, totdat die Ring van Roodepoort in 1976 gevorm is. Reeds in die Ring van Krugersdorp was dit die gebruik dat die Ringsgemeentes gesamentlik bymekaar kom met die Hervormingsdiens. Florida het egter met die situasie te doen gehad dat daar ook 'n gebruik was dat die drie susterskerke 'n gesamentlike Hervormingsdiens hou. Na die ontstaan van die nuwe Ring, was besluit om by die Ringsdiens in te val.

'n Soortgelyke situasie het rondom Geloftedag ontstaan. Onder die Afrikanergemeenskap was daar kommer oor baie mense wat nie die verrigtinge op Paardekraal bygewoon het nie. Daarom het die drie susterskerke die reëling gehad dat daar vroeg op Geloftedag om die beurt 'n diens gehou sou word. Dan het mense nog die geleentheid gehad om die res van die dag se verrigtinge op Paardekraal by te woon.

Met ons vertrek uit die gemeente in Augustus 1981 het daar talle mooi herinneringe agtergebly. So kon ons daar ons 25-jarige ampsjubileum herdenk, by welke geleentheid die gemeente 'n mooi program aangebied het.

Ons kan ook terugdink aan so baie mense wat met soveel belangstelling en toewyding hulleself beskikbaar gestel het ter wille van die evangelie van Jesus Christus. Daarom is daar geen twyfel dat die Heer van die kerk ook in die jare wat voorlê in hierdie gemeente sal sorg vir die groei en vooruitgang van die kerk nie. Mag die gemeente onder Sy leiding nog baie goeie jare beleef.

## Wilfried Papp
## (1983 - 1988)

Om as julle eerste beroep gemeente Florida aan te durf, wat 'n ruk vakant was en waartydens die swaargewigte die leisels lank reeds goed vasgevat het . . . is nogal 'n skrikwekkende ervaring! Soveel bekwame mense wat alles onder beheer het - ouderlinge doen huisbesoek, kategeseklasse vind plaas, konsulente preek . . . alles loop glad. En nou moet jy as 26-jarige saam met jou nóg jonger vrou saam die leisels kom vat - altans, so dink julle, want daar is in gemeente Florida eenvoudig net te veel perde (wat in elke moontlike rigting ploeg) en te veel leisels dat dit nie kan nie. Gelukkig ook maar, anders val die gemeente net daar plat.

Dit was my eerste en blywendste indruk van Florida: mens het nie genoeg vingers en tone om al die gewillige en kosbare mense op te noem wat gehelp het om al die leisels vas te hou nie.

En dan is daar 'n tweede indruk: dié van subkulture ... soos oral. 'n sustersvereniging binne 'n sustersvereniging ... 'n kerkraad binne 'n kerkraad. 'n Diensgroepspan en 'n span wat kategese-afskortings bou. Maar 'n mens moet vóór jy dié subkulture beoordeel asseblief eers genoeg moeite doen om elkeen van dié mense van binne uit te leer ken, elkeen met sy eie lief en leed en nie op die baadjie te takseer nie. Jy vind in élke subkultuur die kostelikste en kosbaarste mense ... soos oral. Ek en Elna het ook aan een behoort - ons vriendekring. Mense wat ook ons gesin se lief en leed leer ken en deel het. Geen mens kan daarsonder nie, en ek kan met diep dankbaarheid getuig van vriendskappe wat nog vér en lank ook buite gemeenteverband bestaan.

Indruk drie is die belangrikste. Vir die eerste keer het ek begin verstaan dat jy al die slim sêgoed van die universiteit maar vir jou predikantvriende kan los (die het jy gelukkig ook) en jou van vooraf deur 'n gemeente laat leer wat geloof in die praktyk beteken. Dis 'n moeilike en lang pad en ek was 'n swak student. Menige predikant vermoei hulle gemeente mos met filosofiese kwessies wat hóm interesseer (ek weet ék het) en ongelukkig baie gemeentelede daarby uitgesluit. Maar gelukkig het Florida baie geduld. Hulle het seker gesien ek leer stadig, maar ek leer.

As mens aan die einde van jou tydjie saam met 'n gemeente kan sê dat jy daardie mate van lewensgroei met jou saamneem, bestaan daar beswaarlik iets meer kosbaars. Dit is die nuwe basis waarop jou hele lewe van daardie punt af verder ontwikkel. En daardie basis is stukkie vir stukkie gebou met die lief en leed van mense wat hulle geestelike en persoonlike lewens aan jou berading toevertrou het. Ek is dankbaar dat daar 'n gemeente soos Florida vir ons was en steeds vir almal is. Dit is my opregte wens dat daar altyd so 'n gemeente mag wees.

My hartlike gelukwense met hierdie feesjaar.



*Wilfried het hierdie stukkie geskryf kort voor sy afsterwe aan die begin van 1996.*

## Ds. Z.L. Meyer (vanaf Aug. 89)

Tot hiertoe kon u by die meeste van die vorige predikante hoor hoe Florida gemeente se pad geloop het oor 'n groot deel van die afgelope vyftig jaar. Van die vyftig jaar het ek die laaste sewe jaar saam met die gemeente beleef. Ek is bevoorreg om in die feesjaar nog in die gemeente te mag werk.

Vanaf ongeveer Februarie 1989 was die gemeente vakant tot met my bevestiging op 1 Augustus. In hierdie tyd het die gemeente Delarey ophou bestaan. Delarey se lidmate van rondom 400 is verdeel tussen Newlands en Florida. So is Florida se ledetal verhoog tot 570 met die 170 lidmate wat oorgekom het. Skielik was daar 'n groot klomp nuwe lidmate in die gemeente asook 'n nuwe predikant. Dit op sigself het 'n besondere invloed gehad op die verloop van die gemeente se geskiedenis.

Die aktiewe lidmate uit Delarey was skielik ontwortel van hulle eie gemeente en kerkplek. In 'n nuwe gemeente moes hulle nou hulle plek vind. Persone wat sterk leiding geneem het in Delarey moes nou terugstaan vir die leiers van Florida. Vandag kan ons jubel in die Here vir die sterk band van liefde en eenheid wat Hy in die gemeente tot stand gebring het. Saam met die nuwe groep mense is daar ook 'n belegging van R68,000 in Florida se bankrekening oorbetaal. Dit is 'n pro rata deel uit die verkoopprys van Delarey se pastorie.

Vir die twee groepe lidmate wat nou skielik een gemeente geword het sou daar nog heelwat aanpassingsprobleme voorlê. Ek self het vanaf dag een in die gemeente groot hartlikheid en aanvaarding beleef. Reeds in die eerste kerkraadsvergadering het die kerkraadslede uit hulle pad gegaan om hulle nuwe predikant se leiding ten volle te volg. Oudl. Chris Kruger was toe nog skriba van die gemeente.

## *Enkele gebeurlikhede in en om die kerkkompleks . . .*

Interessante dinge het in die gemeente gebeur in dié tyd. So byvoorbeeld is twee geslaagde koffiehuiskonserte deur die huidige skriba, Saartjie Kruger, gereël. Op elke nagmaal Sondag is gemeente-etes gehou. Alle lidmate het 'n beurt gekry om te help met die voorbereiding van die kos en/of die opruim en was van skottelgoed. Ook die broers was altyd gewillig om by die laaste deel te help.

Die moederskamer is vergroot. Skilderye, geskenk deur gemeentelede is op verskillende plekke in die kerkkompleks aangebring. Meer as twintig bome is aangeplant op die kerkgronde. Die kerktuin was altyd vol blomme omdat die koster, Hanna Range, gedurig blomplante in die grond gesit het. 'n Nuwe kanselkleed is ook aangebring.

## *Iets oor die soort mense wat die gemeente vorm . . .*

Hierdie gemeente bestaan nie van nature, uit 'n hegte groep mense nie. Hier is wel o.a. die tipiese familiemense, wat graag ander gemeentelede wil intrek en deel maak van 'n groter groep. Wanneer 'n groot deel van 'n gemeente uit sulke mense bestaan, word so 'n gemeente maklik 'n hegte groep.

Florida gemeente bestaan egter grootliks uit 'n ander soort mens. Die meeste lidmate van hierdie gemeente is individualisties. Elkeen is sy eie soort mens. Elkeen het sy eie sterk idees,

elkeen verkies om sy lewe alleen of in klein groepies te beleef. Hier is dus 'n groot verskeidenheid van mense, elkeen met sy eie interessante wyse van menswees. Ek persoonlik hou van verskeidenheid - daarom is ek so gelukkig in hierdie gemeente. Die krag van hierdie gemeente moet dus nie gesoek word in 'n homogene eenheid nie. Die krag lê in Jesus Christus wat ons geleer het hoe om alle soorte gelowiges as my broers en susters te aanvaar. In hierdie gemeente lê dus 'n groot potensiaal vir tolleransie van alle soorte kinders van God. Dit veral gaan baie nodig wees vir die kerk in die jare wat voorlê.

## Verandering in die gemeente se karakter...

Oor die tydperk van sewe jaar het daar heelwat veranderings in die gemeente plaasgevind. 'n Groot aantal ouer lidmate het uit die gemeente verhuis. Hulle huise is verkoop, meestal nie aan Hervormers nie. So het die gemeente se getalle begin krimp. In 'n later tydperk het meer gekleurde mense o.a. hierdie huise gekoop. Op daardie stadium was die indruk dat die gemeente sy groei-potensiaal verloor. Veral die Maraisburg gebied, maar ook dele van Florida het geleidelik meer 'n grys gebied geword.

Persone wat vir jare deel was van die gemeente het ook verhuis. Mense soos Tobie Smit, wat vanaf die begin van die gemeente ouderling was, het in hierdie jare saam met sy vrou elders gaan woon. Baie ander lidmate wat 'n leidende rol in die gemeente gespeel het, is ook weg uit die gemeente. Ander mense, met ander maniere van dink, het die leiding begin neem.

Soos in alle ander gemeentes, is uit ons kring ook 'n hele paar mense deur Jesus Christus kom haal om in sy heerlike wêreld te gaan leef. Sommige was relatief jonk, soos Marius Brits, ons orellis.

Met lidmate wat op verskillende maniere uit die gemeente weggaan, en ander wat die leiding oorneem, het die gemeente se karakter ook begin verander. Sommige kerkraadslede het bedank en is vervang met ander persone. Dikwels was hulle jonger. Met al hierdie veranderinge het 'n nuwer, positiewe gees begin ontwikkel in die gemeente Florida.

Ek is oortuig, deur die krag van die Heilige Gees, is hierdie gemeente gereed om die nuwe toekoms in te gaan. Gemeente Florida het reeds in 'n groot mate begin aanpas by die nuwe omstandighede in die land en in die kerk. As gelowige gemeenskap van Jesus Christus is hierdie gemeente ook gereed om met krag te help bou aan die koninkryk van God in die wêreld. Die liefde van ons Here dryf ons!

## J.J. Tolmay
## (tans Voorsitter van die Ouderlinge-vergadering)

"S*oos wagters 'n kudde versorg, so moet julle die gemeente van God versorg"*. Dit is Paulus se woorde in Handelinge 20 aan die ouderlinge van Efese voordat hy hulle verlaat het.

Nou, vyftig jaar sedert die ontstaan van die gemeente Florida, wil ons eer bring en dankie sê aan God omdat Hy hierdie gemeente vir vyftig jaar behoed en bewaar het. Dan wil ons hulde bring aan almal wat oor hierdie tydperk in die gemeente Florida aktief hulle kragte en talente tot voordeel van God se kerk op aarde ingespan het. Ook ons dank aan elke ouderling wat trou volgens Paulus se opdrag soos wagters die kudde versorg het en sodoende, met die genade van God, verseker het dat die gemeente vir vyftig jaar geestelik versorg en bewaar is.

Ons weet dat God vir ons goed is, was en altyd sal wees, maar wat is ons antwoord op God se roepstem, naamlik dat ons Sy Woord moet verkondig onder alle nasies en volke? Wat is die antwoord van die gemeente Florida hierop? Gaan ons elkeen ons beste doen om seker te maak dat hierdie gemeente oor 'n verdere vyftig jaar wel nog sal bestaan en in werklikheid geestelik verder sal groei tot eer van God? Dit gaan dalk meer van ons verg as wat die geval was oor die afgelope vyftig jaar, waar ons die voorreg van totale godsdiensvryheid geniet het. Maar ons is christene en glo dat God ons sal behoed en bewaar. Daarom weet ons: as ons skouer aan die wiel sit en uit dankbaarheid teenoor God ons werk doen, het ons niks te vrees vir die toekoms nie.

Baie geluk aan die gemeente Florida en mag God die gemeente seën in die toekoms en laat ons eer bring aan God wat dit alles moontlik gemaak het. Aan God kom toe al die lof, die eer en die aanbidding van ons harte.

## Geraldt Kok
## (tans Voorsitter van die Diakensvergadering)

Die gemeente Florida het 'n lang pad van 50 jaar geloop. Sou ons dit vergelyk met kerke in Europa, hoewel baie ouer, is dit verstommend om te sien dat swierige katedrale selde vir die regte doel aangewend word.

In sekere gevalle word die deure oopgegooi vir besoekers, waar 'n toegangsfooi vereis word. Brosjures en literatuur kan ook bekom word (teen 'n prys). Die boustyl, konstruksiemetodes en gedetaileerde statistiek word aangespreek in die leesstof, maar Jesus Christus word selde genoem.

Ons kan ons seëninge tel dat ons die Heilige Sakramente en eredienste in 'n omgewing van orde kan beoefen, dat daar nie duisende toeriste met kameras, flitse en agtergrond gebabbel is wat dit ondraaglik maak om jou toe te spits op wat van belang is.

Sou jy oor die algemeen met Europeërs praat oor geloof is hulle maar sku. Die vinnigste antwoord wat jy sou kry op *"is jy 'n christen"* of *"behoort jy aan 'n kerk"*, is: *"Ja, ek behoort aan 'n kerk maar is nie praktiseerend* (direk vertaal)*"*, wat eintlik beteken dat hulle van kerk en geloof weet maar nog niks daarvan beleef het nie.

Dank die Here vir wat ons kan geniet in ons land en in ons kerk. Dankie dat mense al hoe meer oor Jesus Christus, Sy Woord en wonderdade by die werk, skool en sportveld gesels. Ten spyte van druk op gemeentes finansieel en in sekere gevalle polities, is daar nog steeds 'n kragtige energie wat sorg vir die groei en bloei van die christendom. En ja, gemeente Florida se mense is deel van daardie energieke dryfveer.

Kyk nou die teenstelling van hierdie laaste paar sinne teenoor die paar sinne aan die begin van my leesstuk. Eerstens sien ons die uiters tasbare wat hoog bo stede uitblink teenoor die geestelike wat hier laastens genoem word.

Ons is baie bevoorreg om 'n leraar te hê en vele ander mense, verbind tot die sending. Die interessante is dat plaaslike sendelinge vandag na Europa gaan om die Woord te verkondig, net omgekeerd van 300 jaar gelede toe sendelinge na die Suidpunt van Afrika gekom het vir die doel.

Op hierdie stadium moet ons verder kyk as die volgende 50 jaar en die Here vra vir leiding in ons christenskap en kultuur. Dat in die kerk, die kinders van God geestelik besiel sal word en die leiding sal neem om God se leer op aarde te laat floreer. Mag dit ook so wees dat kultuur en tradisies nie in stryd sal staan met dit wat God regtig van ons wil hê nie. Laat die woorde *"Here, laat u wil meer en meer in my lewe gestalte vind en in my handelinge kragtig blyk"* waar word van elke lidmaat.

Ten slotte wil ek Ps. 73 met die opskrif *"Dit is vir my goed om naby God te wees"* aan u voorlê. Die gedeelte was voorgelees in 'n diens gelei deur ds. Louwtjie Meyer (1996) en het vir my die alledaagse harde bestaan en omstandighede tot beter begrip gebring.

Groete en mag hierdie feesjaar met dank tot Jesus Christus ons Verlosser en Saligmaker gevier word!

# Willie Labuschagne (tans Jeugouderling)

## *Die jeug - dinamies op pad ...*

Die feit dat die kerk van die Here ook hier in Florida reeds 50 jaar op pad is met Christus, spreek van God se genade en bemoeienis met Sy kinders. Dit spreek verder dat die gelowiges en hulle kinders met geloofsvertroue op die Here hoop en vertrou en ook elke dag onder Sy sorg en uit Sy hand lewe.

Die Jeug is hierin nie uitgesluit nie! Ten spyte van die veeleisendheid van die onderskeie stadia van jeugdigheid vanaf die suigeling na die peuter en kleuter, die puber en die adolessent met sy intellektuele ontwikkeling, drome en ideale. Ten spyte van 'n amper rebelse kritiese lewensbeskouing moet die jeugdige ook vir hom-/haarself die groot lewensvrae uitmaak.

Die kerk het ook die roeping van God ontvang om die jeugdiges geestelik te vorm en te begelei na geestelike volwassenheid. Dit word gedoen deur middel van die kategese maar ook deur ander aktiwiteite soos Bybelstudie, debatte oor religieuse onderwerpe en ander sosiale en praktiese sake wat ons lewens raak. Geselllighede is ook deel van die jeugbyeenkomste waaronder wakker-bly aande, fliek, laser speletjies, put-put en veral geldinsamelingprojekte. Die uiteindelike doel is om in 'n persoonlike verhouding met Jesus Christus te staan en tot Sy diens te wees te midde van al die aanslagte wat ons tyd op ons menswees maak. Hetsy geestelik of emosioneel - ons moet totaal en al ons krag in die Here vind.

### Beplanning . . .

As die Here se wil daarby is beplan ons vanjaar om die Jeug in laerskool, hoërskool en na-skoolse groepe te verdeel. Hierdie groepe se onderskeie belangstellings en ander behoeftes kan dan baie meer raakgevat word deur persone wat vir daardie bepaalde ouderdomsgroep sensitief is.

Ons sien uit na die koms van ons Here en tot dan bly Sy kerk wagtend en besig met die uitbouing van God se koninkryk op aarde - dinamies op pad met Christus - totdat hy kom!

### Jongmense, onthou . . .

Jou hemelse pa regeer die heelal en dit maak van jou 'n prins in hierdie wêreld. Al val die berge of al waai die wind hoé erg, is ek vir niks bang nie. My Vader het gesê hy voorsien en hy sál. Dit maak dat dit vir wêreldlinge lyk of ek dans wanneer ek loop. Al tref watter teenspoed my ookal - skeel dit my min, want met Christus is ek 'n reus met die wêreld aan my voete. Die lewe bly dus vir ons 'n fees - dinamies met Christus op pad na ons bestemming.

## Mev. Hannetjie Wolfaardt (tans Voorsitter van die NHSV)

'N tak van die Nederduitsch Hervormde Sustersvereniging Florida is reeds op 15 Mei 1946, slegs 12 dae na die stigting van die gemeente, gestig tydens 'n vergadering aan huis van mev. J.M.M. Coetzee. Eintlik het die tak reeds as 'n sub-tak van die NHSV van Roodepoort bestaan.

Die eerste bestuur het bestaan uit die volgende dames: M.A.G. Hattingh (Voorsitter), S.G. Bierman (Vise-voorsitter), N. P. Breet (Tesouriere) en M. Rautenbach (Sekretaresse). Ander lede: P.J. Stander, D. Kruger, H.C. Cronje, A.P. Joubert en N.J. Nortman.

Die huidige NHSV Bestuur, onder voorsitterskap van Hannetjie Wolfaardt, is: Driekie Viljoen (Vise-voorsitter), Rita Oosthuizen (Sekretaresse), Susan Freislich (Vise-sekretaresse), Hester van Aswegen (Tesouriere) en Sarie Oberholzer (Vise-tesouriere). Addisionele lede: Kotie Lingerfelder en Joey du Toit.

Hannetjie Wolfaardt en Danie Kruger verteenwoordig die NHSV op die Diakonale Dienskomitee. Ander lede: Hester van Staden en Babs de Jager.

Getalle was blykbaar nooit 'n faktor by die NHSV van Florida nie. Ons het 'n roeping in die kerk wat ons met trots vervul, naamlik *"Wees 'n Seën"*.

## *Missieverklaring van die Nederduitsch Hervormde Sustersvereniging vir die toekoms ...*

Uit dankbaarheid teenoor die Drie-enige God, is dit ons strewe om binne die gemeente, die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika en die gemeenskap diensbaar te wees deur:

- Vroue-lidmate geestelik te verryk, toe te rus vir hul dienswerk en onderlinge verbondenheid te stimuleer.
- Persone in nood te versorg.
- Die belange van die gemeente en die Nederduitsch Hervormde Kerk in die algemeen te bevorder.
- Fondse in te samel.

# Mnr. Cor Wolfaardt (tans Voorsitter van die Finansiële komitee)

Hoewel die gemeente gedurende die eerste jare van sy bestaan dikwels voor finansiële probleme te staan gekom het, het dit gedurende die middel sewentiger jare baie beter met die gemeente wat op daardie stadium uit ongeveer 700 lidmate bestaan het, begin gaan.

'n Bedrag van meer as R18 000,00 is op vaste belegging geplaas vir die bou van 'n saal of moontlik 'n ander kerk.

Na groot meningsverskille en lang gekibbel is die planne vir die vergroting van die kerk en die bou van 'n saal uiteindelik in Augustus 1977 goedgekeur. Die verbeterings is vroeg in 1979 voltooi

In 1981 is houtplafonne in die kerk aangebring. Die lenings vir hierdie verbeterings is teen Augustus 1982 terugbetaal. Die gemeente was toe sonder skuld en tussen 1983 en 1985 is 'n bedrag van R15 000,00 by die Raad van Finansies belê.

Met die ontbinding van die gemeente Delarey in 1988, is 'n gedeelte van die lidmate by Florida gemeente gevoeg. 'n Bedrag van R57 609,11 uit die verkoop van Delarey se pastorie, het ook Florida toegeval. Hierdie bedrag is by die Raad van Finansies belê waar dit, tesame met die bedrag wat reeds belê was, aangegroei het tot R118 701,24 teen die einde van 1992.

Hoofsaaklik as gevolg van lidmate wie se offergawe nie naastenby die begrote bedrag per lidmaat bedra nie, het die gemeente se inkomste nie tred gehou met sy uitgawes nie.

Gevolglik sal die gemeente hierdie jaar met 'n groot tekort afsluit wat uit die beleggings verhaal moet word. Dit het die belegging aan die einde van September 1995 laat krimp tot R92 317,52. As hierdie tendens voortduur, kan die gemeente verwag om binne drie tot vier jaar ernstige finansiële probleme te ondervind.

Langs hierdie weg wil ek 'n ernstige beroep op elke lidmaat doen om gedurende hierdie feesjaar, asook gedurende die jare daarna, uit diepe dankbaarheid teenoor die God en Vader van ons Here Jesus Christus, vir al Sy seëninge oor ons, hulle plig teenoor die kerk van die Here na te kom sodat die kerk kan groei tot verheerliking van Sy Heilige Naam en uitbreiding van Sy Koninkryk op aarde.



Maar moenie net aan die vroeëre dinge dink
en by die verlede stilstaan nie.

Kyk, Ek gaan iets nuuts doen,
dit staan op die punt om te gebeur,
julle kan dit al sien kom;

Ek maak in die woestyn 'n pad,
Ek laat in die droë wêreld riviere ontspring.

Jes. 43: 18 & 19

Aan U kom toe al die eer

en die lof en die dank tot in

EWIGHEID!



Tipografie en uitleg:
*Marianne Gertenbach*